# Christus, die Seun, is beeld van God

Chris - tus, die Seun, is beeld van God

van God on - sig - baar, gróót.

Hy is die Eer - ste, Hy al - leen -

die hoog ver - he - we Heer.

2

**Alles wat is, is daargestel**

**déúr Hom, vír Hom alleen.**

**Voor iets daar was, was Hy reeds daar;**

**deur Hom hou alles stand.**

3

Hy is die oorsprong van die kerk;

ons Hoof, die Heer is Hy.

Ons is sy liggaam, één met Hom,

en in Hom is ons één.

4

Christus het waarlik opgestaan

as Eerste uit die dood.

In die heelal sal Hy dus wees

die Eerste - Hoof en Heer.

5

God met sy volheid woon in Hom,

só het God self besluit.

Daarom kon Hy versoening bring -

Gods vrede weer herstel.

6

Christus moes sterwe aan 'n kruis;

Hy moes sy bloed laat vloei.

Hemel en aarde, die heelal,

is só met God versoen.